SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS 27 FEBRUARIE 2005

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid- Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar sowel as per Echolink vanaf ZS6FCS.

In die nuus vandag:

PRESIDENTSNET EN INTEGNET VANAAND

'n KLEIN HUPSTOOT VIR DIE SARL-IARUFONDS

RAE-EKSAMENSILLABUS

U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede.

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens maak staat op nuusinsette van klubs en individue aangaande amateurradioaktiwiteite. Plaas asb. U berigte op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb. in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede.

## PRESIDENTSNET EN INTEGNET VANAAND

Om 19:00 SAT sal die Presidentsnet vanaand op die lug wees. Met die publikasie van die wysings aan die Regulasies en die verwydering van die Morsekode as die enigste manier om 'n volle ZS-lisensie te bekom kan 'n interessante bespreking verwag word. Sluit aan by die SARL-president, Graham Hartlett, waneer hy die maand se gebeure in oënskou neem.

Die Integnet met Chris Burger, ZS6EZ, as gasspreker volg na die Presidentsnet. Chris sal die proses van Elektroniese QSL bespreek en u deur die nodige stappe neem om die proses suksesvol te implementeer.

Klubs word uitgenooi om hul plaaslike herhaler aan die netwerk te koppel. Stuur asb. 'n e-pos aan armi@sarl.org.za voor 12:00 vandag met die volgende bedonderhede: herhaler en frekwensie, dekkingsgebied en telefoonnommer. Daar moet op gelet word dat selfone en voorafbetaalde fone nie gekoppel kan word nie.

## 'n KLEIN HUPSTOOT VIR DIE SARL-IARUFONDS

Die SARL-IARU-fonds, wat deur die Suid-Afrikaanse Amateurradio Ontwikkelingstrust geadministreer word, het bydraes van die volgende amateurs ontvang nl. Alf Joubert, ZS6AFA, Nick Sauerman, ZS1AT, Gerald Klatzko, ZS6BTD, Ronald G Eva, ZS6RON, P A Vincent en ZS6SDB. Die fonds staan nou op R2776, 'n lang pad vanaf die benodigde R13 000. Alle donateurs het nie hul volle besonderhede verskaf nie, wat dit moelik maak om 'n brief van erkenning te stuur. Nadat u 'n donasie gemaak het stuur asb. 'n afskrif van die inbetalingstrokie per faks aan 012 991 5651, of per e-pos aan saardt@intekom.co.za of per pos aan Posbus 90438, Garsfontein, 0042. Die rekeningnommer vir bydraes is ABSA 560 142 722 , Menlynpark, met taknommer 335 645. Tjeks moet uitgemaak word aan SA Amateurradio Ontwikkelingstrust. Volle besonderhede kan gevind word op www.amateurradio.co.za.

Die Raad van Trustees bedank al diegene wat bydraes gemaak het en doen 'n beroep op alle klubs en indiwidue om te help om die doelwit van R13 000 so gou as moontlik te realiseer. Fooie vir die IARU-lidmaatskap is nou betaalbaar.

EUROJAM 2005

Laatberig van Dave Gemmell, ZS6AAW, SA Nasionale JOTA-koördineerder

Die VK Radiopadvinderspan bied 'n geleentheid aan om aan die radiospan van die "European Scout Jamboree" en die "Brownsea Reloaded camp" wat hierdie somer gehou word, deel te neem.

LW U SAL VOOR 28 FEBRUARIE MOET REAGEER!!!!!

U word uitgenooi om aansoek te doen om aan te sluit by die Amateurradiospan vir die eerskomende EUROJAM-kamp, wat te Hylandspark, Essex vanaf 29 Julie tot 10 Augustus 2005 gehou sal word. Dit sal die grootste kamp wees wat vir baie jare in die VK gehou is en word daar ongeveer 15 000 deelnemende Padvinders verwag. Volledige inligting oor EUROJAM kan gevind word op http://www.eorojam.org. Ons is uitgenooi om 'n span byeen te sit van 30 Internasionale diensspanoperateurs om die Radiopadvinderaktiwiteite vanaf die amateurradiostasie op die perseel te beman.

Benewens die Essexkamp, wil ons ook 'n span van 7 operateurs byeenbring om verskeie radiopadvinderaktiwiteite vir dieselfde tydperk op Brownseaeiland vir verskeie kampe wat as die "Brownsea Reloaded" bekend staan te beman. Inligting oor Brownseaaktiwiteite kan gevind word by http://www.world.scouting2007.org/english/brownsea/reloaded.php.

Die goedkeuring om die spanne te vorm is eers op 10 Februarie ontvang - dus moet dinge vinnig gebeur sodat ons die spanne kan bymekaar kry en voorbereidings betyds klaarmaak vir die geleenthede. Met dit in gedagte is die sluitingsdatum vir aansoeke nie later as Maandag 28 Februarie 2005 nie. Aansoeke word per e-pos by eurojam@radio-scouting.org.uk ingewag vir beide spanne. Indien u gekies word om deel van die EUROJAMspan te wees, moet u aanlyn aansoek doen na die IST - International Service Team en goedgekeur

wees deur u land se Padvindersorganisasie. Volle inligting is beskikbaar by www.eurojam.org/english/join/staff.php.

RAE-EKSAMENSILLABUS

Die aandag van kandidate vir die eerskomende Radioamateurseksamen word daarop gevestig dat, in terme van die nuwe Radioregulasies, die eksamen gebaseer sal wees op die "CEPT Harmonised Amateur Radio Examination Certificate (HAREC)" sillabus, wat beskikbaar is op die SARL-webblad. Die onlangs vrygestelde RAE-opleidingshandboek, wat gratis van die SARL-webblad afgelaai kan word, dek meeste van die tegniese aspekte van die HAREC-sillabus. Welke handleiding U mag kies, moet asseblief nie steun op die inhoud van die handleiding of vorige eksamenvraestelle as 'n gids tot die inhoud van die eerskomende eksamen nie, maar verseker dat U vertroud is met die HAREC se gepubliseerde sillabus.

Die reëls- en regulasiesvraestel sal op die nuwe Radioregulasies soos vervat in Staatskoerant Nr. 27252 van 4 Februarie 2005 gebaseer wees, wat ook beskikbaar is vir aflaai van die SARL-webblad by www.sarl.org.za.

LESINGS VIR AMSATCON 2005

Die sluitingssdatum vir die indiening van voorstelle van lesings vir voordrag by die SA-AMSATkonferensie op 14 Mei is môre 28 Februarie. Verskeie interessante lesings is alreeds ontvang. Besoek SA-AMSAT se webblad vir meer besonderhede by www.amsatsa.org.za. Registrasie van afgevaardigdes vir die konferensie sal in Maart 'n aanvang neem.

HF VELDDAGSTASIE VANAF 1STE SASOLBURG PADVINDERSGRONDE

Die Sasolburg Radioklub, ZS4SRK-draagbaar, wil graag een en almal bedank vir hul lekker deelname aan die onlangse HF Velddagkompetisie. Ons wens ook al die ZR-stasies geluk met hul entoesiastiese deelname gedurende daardie 24 uur. Dit het gesorg vir heelwat meer deelname regoor die land. Ons wil ook die Padvinders bedank vir die gebruik van hul geriewe op Sasolburg en ons hoop om nog baie avonture met die jong klomp in die toekoms te deel. Sterkte aan ZS4BFN en die kompetisiekomitee met die punteverwerkings. Kom kyk na ons fotos op die klub se webblad by www.qsl.net/zs4srk.

ZS6MRK OPVOEDKUNDIGE STASIE HIERDIE WEEK OP DIE LUG

Die Magalies Radioamateurklub sal vanaf more, 28 Februarie tot Saterdag 5 Maart tussen 09:00 en 16:00 vanaf die Pretoria skougronde tydens die Wetenskap- en Tegnologie-ekspo, wat veral op skoliere gerig is ten einde hulle bewus te maak van loopbane in wetenskap en tegnologie, 'n amateurradiostasie, ZS6MRK, bedryf, hoofsaaklik op 2 m en 40 m. Kontakte sal verwelkom word.

PETER I EKSPEDISIE

Ek is jammer maar ons het slegte nuus, aldus Bob Allphin, K4UUE, en Ralph Fedor, K0IR. Ons het teen 01:00 plaaslike tyd verneem dat ons huurtuig, die

Cavendish Sea, nog nie vanaf die hawe van Comodoro Rivadavia geseil het nie. Die Cavendish Sea sou na Ushuaia seil om op Vrydag 18 Februarie die span van die DX-pedisie en hul toerusting op te laai. Ons sou voormiddag seil.

Omdat hulle hul aankoms vertraag het tot Sondag, en met 'n voorgestelde vertrek op Maandag, het ons tyd eenvoudig uitgeloop. Die nuutste vertraging bo-op die vorige vertragings maak dit eenvoudig onmoontlik om genoegsame tyd op Peter I deur te bring om die DX-pedisie hierdie jaar te regverdig.

Dus het ons geen keuse nie as om die ekspedisie uit te stel tot 2006. Ons glo dat dit noodsaaklik is om genoeg tyd op Peter I toe te laat om die ekspedisie haalbaar te maak sodat die geldelike bydrae van die ekspedisielede, ons borge en onderskeie bydraers, DX-klubs en DX-stingtings geregverdig word.

Nadat die eerste vaartuig, die Atlantic Dream, in gebreke gebly het om hul kontrak met ons na te kom, die helikopterfirma ook in gebreke gebly het om hulle kontrak na te kom en ons toe verlede Dinsdag 'n nuwe skip, helikopter ens. gereël gekry het, is die spanlede in 'n redelike toestand. Ons innigste dank aan almal vir aanmoediging en ondersteuning ons in hierdie tyd aangebied.

VOORTPLANTINGSVERSLAG

Die afgelope week was gekenmerk deur bitter min sonaktiwiteite. Die voorspelling vir die komende week blyk 'n soortgelyke prentjie te wees. Die sonvlekgetal was Donderdag slegs 26,0 teenoor verlede week se 60,8. Ek twyfel of dit verder veel sal daal, maar eerder ietwat styg. Voortplantingstoestande is nou op 'n laagtepunt en ons sal vrede daarmee moet maak - nog minstens vir hierdie en volgende jaar. Die verwagte gemiddelde sonvlekgetal vir Februarie bly op 25,2- teenoor verlede jaar se 49,3.

DAGBOEK VAN GEBEURE

27 Februarie - Presidentsnet en INTEGNET Vanaand om 19:00; 28 Februarie - voorstelle vir lesings moet ingedien word vir AMSATCON2005; 31 Maart -Finale lesings vir AMSATCON2005 in te dien; sluitingsdatum vir stadium 1 van die 2005 Konstruksiekompetisie; 08 April - SARL Toekenningsdinee; 09 April - AJV van die SARL; 14 Mei - AMSATCON2005; 31 Mei - sluitingsdatum vir stadium 2 van die 2005 Konstruksiekompetisie.

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 700, 9 750 en 7 082 kHz en verskeie 2 m herhalers in u omgewing te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin. Dit is saamgestel deur Gustav, ZS6BWN, en gelees deur …….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens aan almal.

/EX